SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 19 JANUARIE 2003

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

HOëSPOED MULTIMEDIA AMATEURBEDRYF KAN DIE VOLGENDE GROOT ONTWIKKELING WEES

SPESIALE GELEENTHEIDSTASIE OM TE KONTAK EN KOMPETISIES EN AKTIWITEITE OM AAN DEEL TE NEEM

2003 ARRL HANDBOEK

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan news@sarl.org.za nie later as die Donderdag wat die bulletin vooraf gaan, in te stuur. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

HOëSPOED MULTIMEDIA AMATEURBEDRYF KAN DIE VOLGENDE GROOT ONTWIKKELING WEES.

Hierdie item is uit die ARRL-nuus verkort.

John Champa, K8OCL, voorsitter van die ARRL Hoëspoed MultiMedia (HSMM) Werkgroep, het gesê dat hoëspoed multimedia amateurbedryf via die "Hinternet, die volgende groot ding vir amateurradio kan wees. Dit word gehoop deur die HSMM werkgroep wat die hoogs populëre IEEE 802.11b Deel 15 internerprotokol aanpas na Deel 97, amateurbedryf.

Champ se span noem die besondere tegnieke, sagteware en hardeware betrokke "die ARRL 802.11b protokol" om dit te onderskei van die ongelisensieerde kommersiêle protokol. Sisteme gebruik direkte volgorde spreispektrumtegnieke en word in die 2,4 GHz band bedryf. Champ sê die term Hinternet (ham + internet) is 'n gebruikersvriendelike metode om te verwys na die ontwikkeling van hoëspoedRadio Lokale Area Netwerke (RLANs) wat in staat is om gelyktydig oudio, video en dataseine te dra.

Champ voorspel dat die ontwikkeling van die ARRL 802.11b protokol amateurradio aansienlik sal verbeter veral met betrekking tot noodkommunikasie en die ondersteuning van publieke diensaktiwiteite. Hy en sy HSMM werksgroepkollegas verwag ook dat dit baie tegnies georiënteerde gebruikers van die internet en draadlose LANs sal beïnvloed om hulle amateurlisensies te verkry.

Werkgroeplid Kris Mraz, N5KM, het gesê dat 'n noodvrywilliger toegerus met 'n skootrekenaar of 'n draadlose PDA (Persoonlike Digitale Assistent) met 'n mikrofoon en 'n klein videokamera die gereedskap sal hê om 'n mobiele stel oë en ore te wees te midde van 'n kommunikasienoodtoestand.

Alhoewel ander amateurtoekennings ook geskik sal wees vir Hinternetbedryf, was die keuse van 2,4 GHz 'n maklike keuse aangesien Deel 15 WiFi (Wireless Fidility) apparaat alreeds alreeds in daardie gedeelte van die spektrum bedryf word en goedkoop kommersiële toerusting vrylik beskikbaar is.
Handelende op 'n ARRL-petisie het die FCC voorgestel dat amateurs tot primêre gebruikers van 2,400 tot 2,402 GHz verhoog word.

Die katalogus van ARRL-publikasies sluit nou die boek Wireless Networks: The Definitive Guide deur Matthew S. Gast in. Die boek dek die onderwerpe van die skepping en administrasie van draadlose netwerke.

Champ het gesê dat in 'n nasionale konteks beskou gaan die betekenis van die term 'Hinternet' dieper as net die amalgamasie van woorde. In seevaartterme verwys die woord hinterland na 'die land anderkant die kus'. So is dit ook met ons; 'Die Hinternet' is die radionet anderkant die internet.

SPESIALE GELEENTHEIDSTASIE OM MARCONI SE 1903 UITSENDING TE GEDENK

Die spesiale geleentheidstasie KM1CC is nog tot more op die lug om die honderdste herdenking van Marconi se 1903 uitsending tussen Engeland en en die VSA op 18 Januarie 1903 te gedenk. Indien u nognie met die stasie kontak gemaak het nie, doen dit gou anders sal u 'n honderd jaar moet wag vir die volgende honderdjarige herdenking!

KOMPETISIES EN ANDER AKTIWITEITE OM AAN DEEL TE NEEM

PEARS NASIONALE BHF/UHF-KOMPETISIE

Hierdie is die finale herinnering dat die PEARS BHF/UHF-KOMPETISIE volgende naweek plaasvind. Dit begin om 18:00 op Vrydag die 24ste en eindig om 18:00 op Sondag die 26 ste.

Die kompetisie het vyf kategorieë nl: vier analoog en een digitaal. Dit laat iets vir elkeen toe, geniet dus 'n lekker amateurradioprettyd.

Alle amateurs is welkom om deel te neem.

DIE SARL PRESIDENT SE NET

Onthou om aan te sluit by die SARL President se net wat om 12:00 Sondag 26 Januarie vir die eerste keer hierdie jaar op die lug sal wees.

AUSTRALIëDAG

Australiese radioamateurs mag hulle land se nasionale dag vier deur vir 24 uur hul gewone VK-voorvoegsel met die alternatiewe voorvoegsel Alpha X-strale te vervang.

Die Australiese vasteland het vier tydsones - en 'n mengsel van standaard- en somertyd. VK's mag die AX-voorvoegsel vanaf 00:01 hul lokale tyd op Sondag 26 Januarie tot 23:59 op Maandag 27 Januarie gebruik.

WIA Victoria sal AX3WI tydens die twee dae aktiveer met gebruik van ESB, RTD, PSK31 en GG hoofsaaklik in die 20, 15 en 10 meterbande.

'n Spesiale QSL-kaart sal uitgereik word.

SARL HF VELDDAG

Die eerste been van die SARL HF Velddag vind plaas oor die naweek van 08 en 09 Februarie 2003. Die reëls is verander ten opsigte van die oprigting van die veldstasie en kragvermenigvulders en bonuspunte is by die puntetelling gevoeg. Die reêls is in die nuwe kompetisiehandboek wat binne die volgende week op die SARL webwerf beskikbaar sal wees indien dit nie reeds daar is nie.

SARL KINDERDAGAKTIWITEITE

Die SARL Kinderdag vind ook plaas op Saterdag 8 Februarie. Neem asseblief kennis van die nuwe datum.

Amateurs wat beplan om deel te neem aan die Kinderdag word gevra om so spoedig moontlik hulle stasies te registreer as opvoedkundige stasies.
Besoek die SARL webwerf by www.sarl.org.za en voltooi die vorm. Die aktiwiteite begin om 09:00 en eindig om 11:00 SAT met werking op 20 en 40 meter asook 2 meter herhalerfrekwensies. 'n Stasie kan of by 'n plaaslike skool of inkopiesentrum of tuis bedryf word, maar die belangrikste is om die jong mense 'n kans te gee om op die lug te kom.

2003 ARRL HANDBOEK

Die 2003 ARRL Handboek is beskikbaar by die SARL Boekwinkel. As Kersvader nie vir jou 'n Handboek gebring het nie, skakel vir Debbie by 011 675 2393 en kry vir jou 'n eksemplaar. Amateurs in die ZS3/ZS4 area kan Dennis ZS4BS kontak, hy het 3 eksemplare by hom.

NUWE ADRES VIR NUUSITEMS

As gevolg van die gemorspos wat in die SARL se posbus by Hotmail land, sal die gebruik van die Hotmailadres aan die einde van hierdie maand gestaak word. Nuusitems kan nou reeds en moet vanaf begin Februarie slegs aan news@sarl.org.za gestuur word.

Hierdie bulletin is saamgestel deur George, ZS6NE, en gelees deur …………. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750 en 7082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban- en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. Baie dankie aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX